# Soendanees

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal in Suidoos-Asië. Vir die etniese groep, sien Soendanese.*

**Soendanees** (ᮘᮞ ᮞᮥᮔ᮪ᮓ, *Basa Sunda*; letterlik: "taal van Soenda") is 'n Maleis-Polinesiese taal wat in Suidoos-Asië in die westelike derde van die eiland Java van Indonesië gepraat word. Die taal word tans deur sowat 34 miljoen mense gepraat, hoofsaaklik Soendanese, omtrent 15% van Indonesië se totale bevolking, en is daarmee na Indonesies/Maleis en Javaans die derde belangrikste taal van Indonesië, maar geniet nie ampstaalstatus nie.

| **Soendanees**<br>***ᮘᮞ ᮞᮥᮔ᮪ᮓ, Basa Sunda*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Indonesië |
| Gebied: | Suidoos-Asië |
| Totale sprekers: | 34 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Austronesies<br>Maleis-Polinesies<br>Kern-Maleis-Polinesies<br>Soenda-Sulawesi<br>**Soendanees** |
| Skrifstelsel: | Javaanse skrif (histories)<br>Latyns (tans)<br>Pranagari (histories)<br>Pegon (godsdienstige gebruik)<br>Soendanees (tans)<br>Vatteluttu (histories) |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `su` |
| ISO 639-2: | `sun` |
| ISO 639-3: | `sun (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=sun)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.




Verspreiding van tale op die eilande Java, Bali en Madoera in Indonesië




Aksara Sunda (Soendanese skrif)

Soendanees is verwant aan Balinees, Bandjarees, Chamorro, Indonesies/Maleis, Javaans, Madoerees, Minangkabau en Palauaans. Dit is ietwat minder verwant aan Filippynse tale soos Cebuano en Tagalog (Filippyns) en het daarnaas nog 'n los verbintenis met Malgassies in Madagaskar.

Soendanees word soms as 'n dialek van Maleis beskou, maar dit word nie algemeen aanvaar nie, hoewel die Maleise taal 'n groot invloed op Soendanees uitgeoefen het. Dit word met die Latynse of die Arabiese alfabet geskryf. Vroeër is ook die Javaanse skrif, 'n Brahmi-skrif uit die Indiese skriffamilie, gebruik. Dit is verwant aan die Balinese skrif van die Balinese taal.

# Verwysings

1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Sunda" (http://www.ethnologue.com/language/sun) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190606213132/https://www.ethnologue.com/language/sun) vanaf die oorspronklike op 6 Junie 2019. Besoek op 31 Augustus 2018.

# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Soendanees.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Soendanees.

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Soendanees&action=edit).*

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4184102-5 (https://d-nb.info/gnd/4184102-5) · NDL: 00571687 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00571687) |